A1

# Hervormde Gemeente Alberton




**FEESBLAD**

*1946 - 1996*

# SALIENT
REAL ESTATE

**A TYPICAL ADVERTISEMENT AS SEEN IN THE GERMISTON / ALBERTON HOMEFINDER**



THIS IMMACULATE PROPERTY OFFERS 3 BEDROOMS, 2 LOVELY BATHROOMS, OAK KITCHEN, ENT. HALL, LOUNGE, DININGROOM AND FAMILY ROOM WITH PATIO OVER LOOKING A CRYSTAL CLEAR POOL. LOCK-UP GARAGE AND CARPORT (ELECTRONIC). SET ON A CORNER STAND AND SURROUNDED BY A VERY WELL KEPT NEAT GARDEN.

The only way to Sell ! ADVERTISE
The **SALIENT** way.
Only 6% commission
Contact Your Area Agents NOW !!!

**ALBEMARLE OFFICE : 902-5577**
**ALBERTON OFFICE : 907-1003**
**24 HOUR SERVICE : PAGE 648-1342 CODE 3317**

# SALIENT
EIENDOMS AGENTSKAP

**'N TIPIESE ADVERTENSIE SOOS TE SIEN IN DIE GERMISTON / ALBERTON HOMEFINDER**



HIERDIE FANTASTIESE EIENDOM GELEË OP 'N HOEKERF BIED INGANGSPORTAAL, SITKAMER, EETKAMER, EIKEHOUT KOMBUIS, 3 SLAAPKAMERS, 2 PRAGTIGE BADKAMERS, FAMILIEKAMER MET PATIO WAT UITLOOP OP 'N KRISTAL HELDER SWEMBAD MET TOESLUIT MOTORHUIS PLUS MOTORAFDAK.

Die enigste manier om te verkoop !
ADVERTEER op die **SALIENT**
manier. Slegs 6% kommissie.
Kontak U Area Agent NOU !!!

**ALBEMARLE KANTOOR : 902-5577**
**ALBERTON KANTOOR : 907-1003**
**24 UUR DIENS : RADIO ROEP 648-1342 KODE 3317**




# NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK ALBERTON

*'n Gemeente wat deur die liefde van God dien en meelewe tot Sy eer*

# HIERDIE FEESBLAD WORD OPGEDRA AAN

*- Ouderling D.B. du Preez (Oom Daan)*



# 'N VOORGANGER BY UITSTEK

Ouderling Daniël Brink du Preez van die Gemeente Alberton, beter bekend as Oom Daan, is op 26 Mei 1915 op die plaas Taaibosbult in die Potchefstroomdistrik gebore. Hier voltooi hy ook sy skoolloopbaan, waarna hy op die familieplaas gaan boer.

In die vroeë veertigerjare vertrek hy na die Rand, en nadat hy 'n sekretariële kursus geloop het, is hy eers by die City Deep-goudmyn werksaam, en later, tot met sy aftrede, by Peugeot S.A. Beperk. In sy werk neem hy op verskeie terreine leiding en toon hy dat hy 'n mens met bepaalde leierseienskappe is.

Oom Daan is dan ook 'n bekende en gewaardeerde lid van Alberton se gemeenskap en het onder andere gedien as lid van die Beheerraad van Hoërskool Alberton en as lid van die Kultuurraad. Daar was ook talle ander ad hoc-rade en komitees, soos die Maatskappy vir Europese Immigrasie, waarin hy met onderskeiding gedien het.

Op 30 Maart 1946 stig die Albertongemeente van die Gemeente Germiston af en op 20 April 1946 word oom Daan tot die amp van diaken verkies. Dit was die begin van sy uitsonderlike en toegewyde diens aan die kerk, en in die besonder aan die gemeente Alberton. Hy was van meet af aan aktief en meelewend betrokke en het op verskeie terreine 'n leidende en dienende rol gespeel. Van sy dienslewering sluit die volgende in: lid van die ringskommissie, afgevaardigde na die Algemene Kerkvergadering, verskeie jare argivaris van die gemeente, kolporteur en Skriba vir Registrasie. Hy word dan ook later as ouderling bevestig en was telkemale die dryfveer op kerkraadsvergaderings. Hy lewer vanaf 13 Desember 1951 tot die einde van 1989 waardevolle diens as kassier - 'n ononderbroke tydperk van 38 jaar. Hierdie taak het hy met toewyding, vriendelikheid en onderskeiding verrig. 'n Uitnemende prestasie!

Op 20 April 1996 (DV) sal oom Daan 40 jaar ononderbroke as ouderling dien. Dwarsdeur sy dienslewering is hy getrou deur sy vrou, Georgie, bygestaan. Uit hulle huwelik is twee seuns, Danie en Burger, gebore. Sy het self ook toegewyde diens aan die Kerk en die NHSV gelewer. Tans is Georgie ongelukkig nie so gesond nie en moet oom Daan haar voltyds onderskraag.

Dit spreek vanself dat 'n mens wat bereid was, en is, om soveel vir die Koninkryk van God te doen, besonder innemend, vriendelik en empaties is. Alle take het hy blymoedig uitgevoer en ook die Gemeente se pos met nougesetheid hanteer. Hy was ook 'n praktiese mens - die Gemeente se eie nutsman. Selfs 'n hoë kerkdak het hom nie afgeskrik nie! Geen werk was ooit te nederig vir hom nie. Hy sal ook onthou word vir talle praktiese optredes rondom die erediens.

Alhoewel sy liggaamskrag afgeneem het, brand daar in sy onblusbare gees nog die vlam van vriendelikheid en gewilligheid. Oom Daan was, en is steeds, een van die juwele wat ons kerk se geskiedenis opgelewer het!

# VOORWOORD



Die getal 50 is deur die eeue heen 'n getal met groot simboliese waarde. Só word die getal in die Ou Testament baie keer in verband met afmetings in die tempel gebruik, en ook ten opsigte van die Fees van die weke, 'n fees wat vyftig dae na Paasfees gevier is. Met hierdie fees is God geprys as Besitter van die land en gewer van reën en die vrugbaarheid van die grond: 'n dankfees na die afloop van die oes.

In die Nuwe Testament word die getal vyftig baie min gebruik, maar verkry die Fees van die weke nuwe betekenis wanneer die Heilige Gees (volgens Handelinge 2:1) uitgestort word.

As Kerk en Gemeente wat glo dat die Heilige Gees die kerk, en daarom ook die gemeente, vorm en lei, kan ons soos met wat tydens die Fees van die weke (dank teenoor God vir dit wat Hy gee) en Pinkster (uitstorting van die Heilige Gees) herdenk word, terugkyk en terugdink aan dít wat God oor vyftig jaar in hierdie gemeente laat gebeur het. Met die inhoud van hierdie blad wil ons nie net 'n historiese verloop gee van wat in hierdie gemeente oor vyftig jaar heen gebeur het nie, maar wil ons ook wys dat die Gemeente in al sy handelinge sy dankbaarheid teenoor God na vore wil laat kom, met die vaste wete dat dit alleen moontlik is deur die leiding en werking van die Heilige Gees.

Ons kan egter nie nét terugkyk en terugdink nie. Juis as Gemeente wat in die lig van Pinkster lewe, gaan hierdie gemeente met geloofsvertroue die toekoms tegemoet. Met die wete dat God vir vyftig jaar hier sy gemeente gevorm en gelei het, wil die Gemeente Alberton deur die liefde van God dien en meelewe tot Sy eer.

Ons bede is dat elkeen wat hierdie blad deurblaai, iets van hierdie dankbaarheid ten opsigte van die verlede en vertroue ten opsigte van die toekoms, mag ervaar.

**Aan God alleen die eer!**

**DS. P.B. VILJOEN**

## FEESKOMITEE



**EERSTE RY:** *Miem Grobler, Yvonne Grobler (Redakteur: Feesblad), Thys Cronjé (Voorsitter), Hantie Dreyer, ds. Pieter Viljoen*
**TWEEDE RY:** *Daan Grobler, Cattie van Wyk, Pieter Kurten, Jannie Dreyer*
**AFWESIG:** *Tonie Heyneke*

# GROETE VAN...

## ...DIE ALGEMENE KOMMISSIE

### FEESVIERINGS KRY NUWE INHOUD

Dink ons ooit nog intens na oor wat die agtergrond en betekenis van al ons feesvierings is? Of doen ons maar gedagteloos daaraan mee?

Om fees te vier, is om die oorspronklike betekenis en ervaring ten opsigte van 'n bepaalde saak of gebeure weer vars en helder in gedagte te kry en te beleef; om dit waarvan die inhoud en betekenis oud en vaal en verlep geraak het, weer nuut en soos dit oorspronklik was, in herinnering te roep en die ekstase van die eerste oomblikke weer te ervaar.

So dink 'n mens op jou verjaardag met dankbaarheid terug aan die blydskap en ekstase wat daar op jou geboortedag was oor die wonder van nuwe lewe. So is dit ook met die feesvierings in die lewe van 'n volk. En so is dit ook in die lewe van die Kerk. So herdenk en vier ons jaarliks op Pinksterdag die wonder en ekstase van die eerste Christene se ervaring om Kerk van Jesus Christus te wees. In 'n tyd waarin Kerk- en Christenwees dreig om totaal te verstar en te verdor, beleef ons op Pinksterdag weer iets van daardie oorspronklike verrukking en vervuldheid van die Heilige Gees.

En nou vier u Gemeente ook fees: vyftig jaar van Hervormde kerkwees in Alberton. Dit wek altyd by 'n mens groot verwondering; die moed van 'n handjievol gelowiges wat in 'n moeilike tyd en in swaar omstandighede bymekaarkom en besluit: Ook hier op hierdie plek wil ons Kerk van Jesus Christus wees!

Ons gebed is dat u die oorspronklike verwagting en geloofskrag wat daar was by die stigting vyftig jaar gelede, ryk en verfris sal belewe. Ons bid dat u gemeentelewe nuut sal bot en uitgroei en dat dit moed en krag sal bring vir die ongelooflike eise en uitdagings wat voor ons lê.

**DR. D.J.C. VAN WYK**
**VOORSITTER: ALGEMENE KOMMISSIE**

---

## ...GEMEENTE GERMISTON

Die Gemeente Germiston groet die Gemeente Alberton as 'n dogtergemeente en wens hulle 'n geseënde 50-jarige herdenking toe.

Ons wens u die Heer se seënwense toe op die pad vorentoe.

Groete in Christus

**S.J. JOUBERT (SAAKGELASTIGDE)**

## ...DIE RING VAN GERMISTON

Dit is vir my 'n voorreg om namens die Ring van Germiston hierdie groeteboodskap aan die Gemeente Alberton te rig.

Baie geluk met u vyftigste verjaardag. Wanneer 'n mens 50 jaar oud word, behandel ons so iemand meestal asof die beste jare, of minstens die meeste lewensjare agter die rug is. Goddank, met 'n Gemeente van die Here is dit anders, want vir gelowiges is hoop sterker as onthou, die toekoms sterker as die verlede, omdat die opstanding sterker is as die kruisiging.

Ons vertrou dat u as Gemeente in hierdie jaar al die mooi dinge van die afgelope 50 jaar met vreugde in herinnering sal roep. Ons bede is egter dat u meer sal vorentoe kyk as terug. Ons glo: Vir 'n Gemeente van Christus lê sy beste jare nog voor, al is daar al 50 verby.

Mag ons Here Jesus Christus u voortlei en die Heilige Gees u inspireer om in die jare wat voorlê u missie in Alberton uit te voer, sodat u nie net in u dorp nie, maar ook in die Ring sal dien en meeleef, tot eer van God.

**DS. G. VAN N. ELS**
**VISEVOORSITTER**

---

## ...NEDERDUITSE GEREFORMEERDE KERK

Wees inniglik en hartlik gegroet!

Die nege gemeentes van die Nederduitse Gereformeerde Kerk in Alberton is bly en dankbaar vir die vyftig genadejare wat verby is. Die geskiedenis getuig dat die Gees van God se herskeppingswerk duidelik in u gemeente sigbaar is. En so kan ons ook getuig dat die Gees die Gemeente Alberton 'n ware gemeente van die Here Jesus gemaak het.

Daarom bid ons u die allerheerlikste seëninge vir die toekoms toe. Die Here wat die eerste 50 jare gebou en voorsien het, sal ook sorg dra vir die res van 'n eeu, ja tot in ewigheid. Ja, Hy sal sorg dat die bruid vlekkeloos voor Hom verskyn. Ons bid dat u steeds sal uitreik na die allerbeste.

Ons steek dan opnuut weer ons hand van samewerking na u toe uit. Ons wil steeds saam met u werk en stry sodat die Koninkryk van God al hoe duideliker gestalte in Alberton sal kry.

Neem die woorde van 1 Thess. 5:23 saam met u deur die jare wat kom: *"Mag God, wat vrede gee, julle volkome aan Hom toegewyd maak en julle geheel en al, na gees, siel en liggaam, so bewaar dat julle onberispelik sal wees wanneer ons Here Jesus Chistus weer kom"*.

**DS. EVERT DE KOCK**
**VOORSITTER RINGSKOMMISSIE: RING VAN ALBERTON**

---

## ...HERVORMDE KERK IN SUIDELIKE AFRIKA

Groete in die naam van ons Here Jesus Christus!

Mag die Here u krag gee in die beplanning van u feesviering.

**C.N. DINGAAN**

## ...GEREFORMEERDE KERK

Die afstigting van die Nederduitsch Hervomde Kerk in Alberton het redelik kort op die hakke van die eerste Gereformeerde gemeente in ons dorp plaasgevind - binne ses jaar. Interessant is dat die Hervormde lidmate ook nog in dieselfde ou sinkkerkie wat deur die gereformeerdes gebruik is, dienste gehou het. Dit was 'n klein begin. Sedertdien het woonbuurte teen 'n fenomenale spoed steeds verder oor ons heuwels en rante om ons aangekruip.

Ons is aangenaam daarvan bewus dat die Hervormers van ons dorp 'n lewendige en arbeidsame gemeente is met deur die jare heen ou staatmakers. Tewens is u opgebou deur die deeglike Skrifprediking wat ons van Hervormers gewoond is. Van ons Doppers se kant wil ons u hartlik gelukwens met 'n halfeeu waarop u dankbaar kan terugkyk en waarin onder die seënende hand van die Here veel vermag is.

***Mag u steeds van krag tot krag gaan!*** Dit is duidelik dat ons Afrikaanse kerke geen groei meer kan verwag deur natuurlike aanwas nie. Waar moet groei dan vandaan kom - geestelik en in getalle? Daar is raak opgemerk dat ons elke Sondag die Woord 'inasem', maar dat ons mense helaas die Woord veels te min 'uitasem'. Kom ons asem die Woord van die Here uit in ons gewone omgang met mense - dan voldoen ons aan die opdrag van ons Here Jesus Christus: *"Gaan dan heen en verkondig..."* Moet die toekoms van die Kerk nie daarin gesoek word nie?

**DS. SIMON VAN DER BIJL**

---

## ...GEMEENTE ALBERTON-WES

Daar kom tye en geleenthede wanneer daar stil gestaan en teruggekyk word na die pad waarlangs gekom is. So 'n geleentheid het vanjaar vir u aangebreek. Op 30 Maart is dit 50 jaar sedert u van die Gemeente Germiston afgestig en so volwaardig 'n Gemeente geword het. Reeds dit getuig al van die liefde en genade van ons Here God, en daarom is ons saam met u dankbaar vir 50 jaar waarin u as gemeente die opdrag wat u van die Heer van die Kerk ontvang het, kon uitvoer.

Saam met u roep ons in herinnering die ampsdraers en lidmate wat hulle spore gelaat het in u gemeente se lewe en werk. Ons mag egter nie net by terugkyk bly nie. Daar is ook 'n hede en 'n toekoms, en daarom het u steeds 'n taak wat u moet aanvaar en aandurf, toegerus met die krag, wysheid en liefde van die Here ons God. In 'n veranderende wêreld moet u die evangelieboodskap telkens nuut en aktueel gaan aanbied. Dit kan u slegs doen as elke ampsdraer en lidmaat sal sê: *"Ek is tot beskikking van die Here".*

As u dus feesvier, kyk in dankbaarheid terug na die bakens waarlangs u as gemeente gekom het. Haal uit die verlede al die kosbaarhede en neem dit saam met u verder. Vergeet egter nie u taak in die hede en die uitdagings van die toekoms nie.

Ons bede vir u en saam met u as gemeente is die woorde van die gebed wat Paulus vir die gemeente van Efese geskryf het in Efesiërs 3:16-21, en in besonder vers 19:

*"Mag julle Sy liefde ken, liefde wat ons verstand te bowe gaan, en mag julle heeltemal vervul word met die volheid van God."*

Groete in Christus.

**DS. W.H.HARMSE**

# AAN DIE SPITS

Ds. Pieter Viljoen studeer aanvanklik medies aan die Universiteit van Pretoria, maar voel hom egter geroepe om predikant te word en verander dus van studierigting. Hy behaal in 1980 die BA-graad met lof, met Grieks en Hebreeus as hoofvakke. In 1983 behaal hy die BD-graad en word op 6 Mei 1984 by die Weskusgemeente, Vredenburg/Saldanha, georden.



In April 1984 voltooi hy sy offisiers- en kapelaanskursus in die S.A. Weermag en is van 1 Mei 1984 tot Desember 1985 Dienspligkapelaan by die Militêre Akademie te Saldanha. Op 12 Januarie 1986 word hy in die Gemeente Alberton bevestig, en word die Viljoen-egpaar met blydskap deur die Gemeente ontvang.

Na die emiritaatsaanvaarding van ds. J.N. Wolmarans is ds. Viljoen die enigste predikant in die Gemeente.

Ds. Viljoen toon van die begin van sy bediening in die Gemeente dat hy entoesiasties, ywerig en wellewend is. Hy gee besondere aandag aan die toerusting van kerkraadslede en deel die kerkraadslede in werkgroepe in.

Wat die Diens van Barmhartigheid betref, beywer hy hom volgens die beleid van die Algemene Kerkvergadering vir die uitbreiding en/of daarstelling van verskeie diensgroepe wat moet omsien na die welsyn van lidmate met materiële nood, bejaardes, siekes, enkelouers, en nuwe intrekkers. Hy sien ook toe dat hierdie diensgroepe optimaal funksioneer deur sy eie intensiewe betrokkenheid daarby.

Hy stel intens in die kategeseonderrig en die Jeugvereniging belang en sien toe dat hulpmiddels en toerusting vir die kategete bekom word, sodat die onderrig meer effektief kan wees. Volgens die beleid van die Raad vir Jeugwerk word drie jeuggroepe onder sy leiding gestig: die Junior Jeugvereniging (vir laerskoolkinders), die Senior Jeugvereniging (vir hoërskoolkinders) en die Jong Hervormers (naskoolse jong lidmate).

Sedert 1988 word die Gemeente-evangelisasietoerustingsprogram aangebied, asook ander Bybelstudie- en toerustingsgeleenthede, wat uitloop op die Gemeenteboukursus van 1995 - 'n projek wat ds. Viljoen met entoesiasme aanpak en in die volgende jare (DV) verder sal deurvoer. Die vrugte van hierdie projek is reeds in die Gemeente te bespeur.

Vir ds. Viljoen is die geestelike welsyn van sy lidmate prioriteit en is hy 'n toegewyde pastor. Hy handhaaf ook die beskouing dat bekend bemind maak, en daarom word, in dieselfde tradisie as ons vorige predikante, baie aandag aan sosiale byeenkomste gegee, sodat die gemeentelede mekaar beter kan leer ken. Daar word ook sporadies gesamentlike eredienste tussen die drie Hervormde Gemeentes in Alberton gereël, ten einde 'n hegte band tussen die lidmate van die gemeentes te smee.

Daar word met vooruitgang tred gehou, en daarom is alle gemeentegegewens tans gerekenariseer en is daar ook 'n gemeentekantoor ingerig.

Buite die Gemeente lewer ds. Viljoen ook diens en kom sy leierseienskappe sterk na vore. Hy het reeds alle ampte in die Kommissie van die Ring van Germiston beklee en is tans Voorsitter. Hy is ook by die beplanning van die Sinodale Ondersteuningsraad betrokke.

Ds. Viljoen is met Susan le Roux getroud en hulle het twee kinders: Josef Erasmus en Cornelle. Mev. Susan Viljoen is 'n innemende mens met 'n spontane en aangename persoonlikheid. Sy is Voorsitter van die NHSV-tak op Alberton en verteenwoordig die Ring van Germiston op streeksvlak. Sy is ook besig om 'n nuwe beplanning oor die missie van die NHSV te inisieer, om in 1996 by die Gemeentebouprogram aan te pas.

Mev. Viljoen is 'n mediese dokter, maar ondanks haar veeleisende beroep is sy altyd vriendelik en pligsgetrou en staan haar plek as predikantsvrou altyd vol. Sy is 'n sterk leier en beskik oor 'n uitstekende organisasievermoë. Sy het die Gemeente se hoogste waardering en is alombemind. Haar kinders geniet haar onverdeelde aandag en vir haar man is sy ten alle tye 'n steunpilaar.

Die Gemeente Alberton is dankbaar om so 'n entoesiastiese predikantspaar te hê en vertrou dat hulle en hul gesin sommer nog lank saam met hierdie Gemeente sal groei en dat hulle sal voortgaan om leiding te neem in die uitbreiding van Sy Koninkryk.

---

## 'N WOORD VAN DIE REDAKSIE

Wat in hierdie feesblad weergegee word, is bloot 'n menslike poging om in woord en beeld vyftig jaar van genade in 'n gemeente weer te gee. So baie mense het hul geloof in dade in hierdie tydperk omskep - van sommige word by die naam melding gemaak, of verskyn daar dalk 'n foto. Dit is egter maar net soos die lyne van 'n potloodskets, want hoe kan 'n mens in so 'n beperkte ruimte 'n olieverfmeesterstuk plaas!

Elkeen wat deur die Gees 'n vriendelike glimlag gehad het, 'n sagte woord gesê het of met 'n warm drukkie gekoester het, het egter meegebou - en sal ook in die toekoms meebou - aan die werk van hierdie gemeente, en is dus sodoende almal boustene van die Kerk van God op aarde.

Ons bring hulde aan hulle wat jare in die Gemeente gewoon en gewerk het.

Baie dankie aan elke lid van die Feeskomitee wat begeesterd gewerk het om hierdie gedenkuitgawe daar te stel. Daar was ook andere wat nie in die Komitee gedien het nie, wat altyd tot hulp bereid was - dankie!

*"Ek wil die Here loof!"* (Psalm 103:22)

# BESONDERE LEIER IN DIE GEMEENTE



Matthys Izak (Thys) Cronjé is op 25 September 1927 in die distrik Ventersdorp gebore en is sedert 1952 lidmaat van die gemeente Alberton.

Al die plaaslike jong meisies het destyds om sy aandag meegeding, maar dit was 'n meisie van Cornelia in die Vrystaat wat sy voete onder hom uitgeslaan het. Hy en Corrie is vandag nog gelukkig getroud en het twee kinders, Johanna en Frans. Corrie staan haar eie plek ook in die Kerk vol en het entoesiasties vir die NHSV diens gelewer. By byeenkomste, soos 'n basaar, sal jy haar altyd op haar plek - by die pannekoektafel! - kry.

Thys Cronjé het onmiddellik by alle gemeenteaktiwiteite ingeskakel en word op 11 April 1954 in die amp van diaken bevestig. Vyf jaar daarna, op 11 April 1959, word hy as ouderling voorgestel en bevestig.

Op 14 Junie 1961 word hy vir die eerste keer tot Skriba van die gemeente Alberton verkies, 'n hoedanigheid waarin hy tot Januarie 1967 dien. As gevolg van 'n werklas waaroor hy nie beheer gehad het nie, moes hy hierdie taak onderbreek, maar op 20 November 1974 hervat hy hierdie ampswerk en hy is sedertdien ononderbroke met hierdie aktiwiteit besig. Hy is van plan om hiermee voort te gaan tot *"ek nie meer kan nie"*.

Die besondere taak as Skriba verrig hy met entoesiasme, ywer en besondere nougesetheid. Hy is voorwaar 'n staatmaker!

Van die besondere kwaliteite wat hy in sy menswees openbaar, is ongetwyfeld ook toe te skryf aan die invloed van sy vader, die bekende oom Frans Cronjé. Oom Frans was self 'n aktiewe ampsdraer in die Kerk en het ook 'n prominente rol in die onderwys gespeel. Hy is op die geseënde ouderdom van 100 jaar op 11 Julie 1993 oorlede.

Thys Cronjé was ook op talle ander terreine van die Kerk aktief betrokke, onder andere by die kategese en die jeugvereniging. Hy het 'n aangename persoonlikheid en is lojaal, toegewyd en vriendelik. Hy word nog al die jare in sy roepingsvervulling getrou deur sy vrou, Corrie, bygestaan.

Alhoewel hy reeds oor die 60 jaar oud is, lewer hy steeds kosbare diens aan die Gemeente. Die Gemeente Alberton, en die Kerk, is bevoorreg om oor die talente van so 'n bekwame mens te beskik.

# VYFTIG JAAR VAN GENADE



Mev. H.C. Grobler, beter bekend as tant Miem, is op 23 Maart 1927 in Germiston gebore en woon sedert 1941 in Alberton.

As 'n dogter van oom Gert en tannie Bettie Strydom, wat diep spore in die Gemeente Alberton nagelaat het, is dit ook net reg dat tannie Miem in haar ouers se voetspore gevolg het. Haar ouers was in 1946 stigterslede wat aan die Gemeente help bou en tot met hul dood dienswerk gedoen het.

Tant Miem se moeder was vir 26 jaar tesouriere van die NHSV - en tant Miem self sluit in 1967 as lid aan. Na ds. en mev. Conradie se vertrek na Potchefstroom aan die einde van 1971 toe die Gemeente vakant raak, het sy as bekwame voorsitster oorgeneem. Ds. Fouché is in Februarie 1972 bevestig, en aangesien hy ongetroud was, het tant Miem met haar goeie werk as NHSV-voorsitster voortgegaan.

Om vir vier Saterdae agtereenvolgens die spyseniering by troues vir, onder andere, 500 mense te doen, was maar enkele van die talle funksies wat die NHSV suksesvol onder haar leiding verrig het. Die NHSV het 'n baie vol program gehad en was gedurig besig met, onder andere, spysenierings, musiekkonserte, modevertonings en onthale. Met die koms van ds. en mev. Wolmarans in 1976, het tant Miem as sekretaresse oorgeneem en was in daardie stadium reeds 15 jaar by die NHSV betrokke.

Tant Miem se vader, oom Gert, was vir bykans 50 jaar kerkraadslid en vir baie jare koster. Dit was dus nie vreemd nie dat sy, getrou aan die tradisie, in Mei 1979 koster geword het. Sy het as't ware die taak by haar pa oorgeneem!

Miem Grobler was, en is, ook op talle ander terreine van die kerk en gemeenskap aktief betrokke, onder andere by kategese, die Burgerlike beskerming en die Noodhulpliga. Sy neem gereeld leiding by die Bybelstudie en is sekretaresse van die Diensgroep vir Bejaardes.

Tannie Miem is in 1949 met oom Hennie getroud, en hulle het ses kinders en talle kleinkinders. So saam-saam het hulle in die kerk gedien. Sonder sy hulp, bystand en positiewe gesindheid sou sy nie die mas kon opkom nie. Oom Hennie was vir talle jare lid van die Kerkraad en 17 jaar by die kategese betrokke, waarvan 14 jaar as hoof. Die afgelope paar jaar het ons onder sy leiding 'n pragtig-singende gemeente geword.

Alhoewel die jare aanstap, dien sy nog graag in die kerk. Sy is 'n lid van die feesbladredaksie en die Feeskomitee is haar baie dank verskuldig vir talle foto's, koerantuitknipsels en staaltjies.

Saam met Tagore wil sy sê: *"Ek het geslaap en gedroom dat werk plig is,*
*Ek het wakker geword en gesien dat plig vreugde is!"*

*"Hoe is die koninkryk van God? ... Dit is soos 'n mosterdsaadjie wat iemand gevat en in sy tuin geplant het. Dit het gegroei en 'n boom geword., en die voëls het in sy takke kom nes maak."*

**LUK. 13:18-19**

# DS. EN MEV. J.N. WOLMARANS SE BYDRAE IN DIE GEMEENTE

Op 4 April 1993 aanvaar ds. Wolmarans sy emiritaat na 35 jaar diens as predikant van die Hervormde Kerk. Die Gemeente Alberton is egter verheug dat hierdie predikantspaar steeds binne die gemeentegrense van Alberton woon.



Die Gemeente Alberton was bevoorreg om in 1976 hierdie bekwame predikantspaar te kon verwelkom. Ds. Nic, wat reeds as skolier en student by uitstek as leier en akademiese presteerder uitgeblink het, het ook tydens sy bediening van die Gemeente Alberton hom deeglik laat geld.

Wat gemeenskapsaktiwiteite en diens betref, was hy lid/voorsitter van, onder andere, die volgende verenigings, rade en komitees:

- *J.G. Strijdomhospitaal*
- *Rapportryers*
- *RAU-stigterslid*
- *Vriende van Vlaandere-vereniging*
- *Plaaslike Advieskomitee van die SAUK*
- *Raad vir Volksang en Volkspele*

Hy lewer ook diens as polisiereservis, is sekunduslid van die Vredeskomitee van Thokoza en dien in die Albertonse Kultuurraad en die Geloftefeeskomitee.

Afgesien van gemeenskapsaktiwiteite en gewone gemeentelike verpligtinge, was en is hy ook 'n leidende en prominente figuur in die Hervormde Kerk. Hy was etlike jare Voorsitter van die Ringe van Johannesburg en Germiston, Voorsitter van die Raad van Finansies en die Ringsraad vir Kerklike Goedere. Die laaste aantal jare was hy lid van die Beheerraad van die Pretoriase Konserwatorium van die Nederduitsch Hervormde Kerk. Hy het in die Raad vir Bejaardes gedien, waar hy waardevolle insette gelewer het, en is nog steeds trustee van die Prinsloo/Wolmarans-studiefonds.

Die Gemeente Alberton is ook deur ds. Nic regdeur die land in almal se huise binnegelaat omdat, vir die eerste keer in die gemeente se geskiedenis, uitsaaidienste deur hom gelei is. Hy was ook die man wat die bou van 'n tweede pastorie geïnisieer het.

Tans neem ds. Wolmarans nog dikwels eredienste ter plaatse, asook in ander gemeentes, waar. As uitmuntende prediker is hy alom bekend. In die gemeente is hy ook nog aktief bedrywig en lewer veral met pastorale raadgewing, diens van onskatbare waarde.

Van sy groot belangstellings is om messe en gewere te versamel en tuin te maak.

Hy is en word van die begin van sy loopbaan deur sy vrou, Ina, getrou bygestaan. As die dogter van 'n skoolhoof op Brits, leer sy reeds vroeg in haar lewe 'n liefde vir kuns en die fyner dinge in die lewe.

Met die egpaar se aankoms was die gemeente vir bykans 'n jaar sonder 'n leraar. Soos in vorige gemeentes het sy haar plek as Voorsitster van die NHSV volgestaan. Van meet af aan het sy die leisels stewig vasgeneem - 'n taak waarin sy volkome tuis was, omdat sy oor sterk leiereienskappe beskik, reeds talle kongresse van die NHSV bygewoon het en selfs in 'n stadium as hoofbestuurslid van die NHSV gedien het.

Mev. Ina Wolmarans is 'n gegradueerde en gediplomeerde vertaler wat in haar werk die hoogste sport bereik het. Wat veral van belang is, is dat sy ook in hierdie opsig onskatbare diens aan die NHSV-hoofbestuur lewer, omdat sy altyd vir redigering by kongresse beskikbaar was. Sy het ook in die bestuur van die Observatory-ouetehuis gedien.

Ten spyte van die feit dat sy sporadies gesondheidsprobleme gehad het, het sy haar gemeentepligte altyd getrou uitgevoer - met vriendelikheid, hartlikheid en bedagsaamheid. By die plaaslike NHSV-tak het sy reusewerk ten opsigte van die organisasie van koesisterverkope gedoen, en doen dit nog steeds. Haar dinamiese, maar altyd innemende, persoonlikheid blyk duidelik uit wat een van die susters van haar sê: *"Sy kon 'n vergadering met 'n ysterhand regeer, maar ons was almal mal oor haar!"*

Vir haar man was sy ten alle tye 'n liefdevolle steunpilaar, en ook sy beste kritikus. Haar kinders en kleinkinders geniet altyd haar onverdeelde aandag. As enigste kind staan sy ook haar bejaarde vader van 90 jaar getrou by.

Ds. en mev. Wolmarans se belangstelling in en bydrae tot hierdie gemeente is en bly altyd prioriteit by hulle. Ons vertrou dat hulle nog lank deur die krag van die Gees diensbaar sal kan bly.

*"...want Ek was honger, en julle het My iets gegee om te eet; Ek was dors, en julle het My iets gegee om te drink; Ek was 'n vreemdeling, en julle het My gehuisves; Ek was sonder klere,en julle het vir My klere gegee; siek, en julle het My verpleeg; in die tronk, en julle het My besoek."*

**MATT. 25:35-36**

# CHRISTUS HOU SY KERK IN STAND

Dwarsdeur die Hervormde Kerk, en ook in die Gemeente Alberton, word daar tans aan 'n gemeentebouprojek aandag gegee. Maar dit is nie net in 1996, die jaar van ons halfeeufees, wat die boodskap van die Kerk van Christus sterk uitgedra word nie. Nee, hierdie sterk boodskap van die Evangelie weerklink al vir die afgelope 50 jaar helder en duidelik in hierdie gemeente. Dit het die Here God behaag om 'n halfeeu gelede hier 'n gemeente te vestig wat Sy naam kon eer en Sy boodskap kon uitdra.

**Maar waar het dit alles begin?**

In 1937 is die Gemeente Germiston gestig en hulle het die jong proponent, J.C. du Plessis, beroep. Dit sou later deur sy inisiatief wees dat die Gemeente Alberton tot stand sou kom.



*Die stigting van die Hervormde Gemeente Alberton is deur ds. J.C. du Plessis geïnisieer.*

Die Hervormers van Alberton was vroeër, saam met die Hervormers uit die gebiede Primrose, Elsburg, Edenvale, Kempton Park en Witfield, lidmate van die Gemeente Germiston onder die gesagstruktuur van die Ring van Trichardtsfontein, wat selfs sover as Piet Retief gestrek het. Die destydse Skriba van die Ring was die baie bekende ds. E.S. Mulder, wat baie jare later Dekaan van die Teologiese Fakulteit van die Universiteit van Pretoria geword het.

Gedurende die dertiger- en vroeë veertigerjare moes die Hervormde lidmate van Alberton maar met die trein ry om by die kerk op Germiston te kom. Daar was destyds maar min mense wat motors gehad het.

Die destydse Junior Skool President Steyn (vandag die tuiste van die Gauteng Departement van Onderwys se Distrikkantoor vir Alberton en die Kalossie Kleuterskool, is vir die kategese-klasse beskikbaar gestel. Die finalejaar-katkisante moes egter steeds vir hulle "veertiendae" en vir hul aanneming, elke dag Germiston toe reis.

In 1945 het die gemeente Primrose van Germiston afgestig en die jaar daarna, om presies te wees, op 30 Maart 1946, het die Ringskommissie van Trichardtsfontein, onder leiding van di. M.M.J. Grobler en E.S. Mulder, saam met die lede van die lidmate wat 'n nuwe gemeente, Alberton, wou stig, byeengekom. By hierdie geleentheid is daar ooreengekom om met agt wyke te begin, elk met 'n ouderling en diaken, asook een ere-ouderling, broer G.P. Becker. Ds. J.C. du Plessis was die Eerste Konsulent en ds. G.J.J. Roos die Tweede Konsulent. Ons eie bekende Miem Grobler se vader was op hierdie eerste kerkraad: oudl. G.P. (Gert) Strydom.



*Oudl. Gert Strydom en sy vrou, Bettie. Oudl. Strydom was een van die eerste kerkraadslede van die Gemeente en vir baie jare Koster. Hulle is die ouers van mev. Miem Grobler, wat tans die Koster is.* ***(Sien p. 15.)***

Die grense is vasgestel en die nuwe gemeente het as bruidskat £500 (vir die jongeres onder ons beteken dit R1 000) en vier standplase in Florentia ontvang. Verder sou die gemeente geregtig wees op hoogstens £100 (R200) uit die gereserveerde fondse van die Gemeente Germiston. Die sestien verkose broeders is deur ds. Mulder in hul ampte bevestig.



*Ouderling Gert Bekker en sy vrou, Kitty. Oudl. Bekker was ere-ouderling, sieketrooster en begrafniskoster in die eerste Kerkraad.*

Op die eerste Kerkraadsvergadering is die wyke na tien vermeerder en tydens die eerste Gemeentevergadering op 20 April 1946 is oudl. D.B. (Daan) du Preez as diaken verkies. En sedertdien is hy nog steeds ononderbroke in die Kerkraad. Hy was ook vir 38 jaar kassier van die gemeente.



*Oudl. en mev. A.P. Ackerman. Oudl. Ackerman was, saam met oudl. Bekker, 'n sieketrooster.*

Soos dit vandag ook maar gaan, was daar ook maar kort-kort vakatures op die Kerkraad. Die eerste bedanking was dié van oudl. Smit omdat hy na Boksburg vertrek het. Die bedanking is met leedwese aanvaar en - so staan dit in die notule - die voorsitter sou die broer Sondag na Nagmaal *"met eervolle ontslag afdank".*

By die deurlees van die notules kom 'n mens op baie interessante dingetjies af, wat vir ons vandag vreemd en onbekend is. So is daar, byvoorbeeld, 'n ere-ouderling aangewys. Die Kerkraad het, behalwe die gewone koster, ook twee "begrafniskosters" gekies, oënskynlik om, wanneer daar begrafnisse in die dag plaasgevind het en dit vir die koster vanweë sy gewone werk onmoontlik was om die kerk te kom oopsluit en alles reg te laat verloop, die nodige diens te verrig. Verskillende ouderlinge is ook as "sieketroosters" aangewys. Hulle spesifieke taak was waarskynlik om hospitaalbesoek te doen. Die eerste sieketroosters was oudle. Gert Bekker en A.P Ackerman en die eerste begrafniskosters oudle. Gert Bekker en W. Scholtz.



*Oudl. A.T. de Jager was in 1946 die eerste Kassier van die Gemeente. Hier is hy saam met sy gesin.*

Komiese en interessante insidente was daar ook. In 'n stadium het die Koster van die Germiston-gemeente gekla dat die Albertongemeente die nagmaalstel leen en nie skoon terugbesorg nie. Onmiddellik het oudl. Venter £15 vir die aankoop van 'n nagmaalstel beloof en die Sustersvereniging het vir die Gemeente hul eie stel aangekoop.

'n Ander interessante besluit is op die kerkraadsvergadering in April 1949 geneem. 'n Tugkommissie is gekies wat, onder andere, teen die orreliste moes optree. Sy het naamlik haar naels voor die orrrel gevyl. Nadat met haar 'n gesprek gevoer is, het sy darem beloof om dit nie weer te doen nie!

By gebrek aan 'n eie kerkgebou is die eredienste in die sinkkerkgeboutjie van die Gereformeerde Kerk gehou. Hulle het dit teen 10 sjielings per diens aan die Hervormde Gemeente verhuur. 'n Mens hoef nie baie verbeelding te hê om voor jou geestesoog die stryd te sien afspeel van 'n kerkganger wat op 'n warm somerdag om halfvier in die bedompige sinkgeboutjie probeer wakker bly nie, veral as die Dominee se preek die dag 'n bietjie droog was! Omdat die Hervormde kerk van voorlesers gebruik maak, is 'n "ouderlingpreekstoel" (vandag praat ons van 'n kateder) aangebring. Wie van u kan nog die dienste in daardie sinkgeboutjie onthou?



*Die sinkkerkie waar daar in die eerste jare dienste gehou is*

Nadat die boukommissie na die argitek, mnr. Hendrik Vermooten, met drie gedagtes: 'n saal, 'n "halwe kerk" of 'n "klaar kerk", gegaan het, is in Junie 1946 besluit op 'n klaar kerk met 300 munisipale sitplekke, galery, konsistorie en moederskamer. Die koste? Tussen £7 000 en £8 000! Die aangeleentheid is daarna vir goedkeuring na 'n gemeentevergadering verwys en op 21 Julie 1946 is besluit om 'n kerkgebou in die voorstad Florentia op te rig.

Die Gemeente was skaars ses maande oud toe 'n probleem opduik wat groot kommer by die Kerkraad tot gevolg gehad het: die Gemeente se kerkbesoek wat veel te wense oorgelaat het. Daar is werklik niks nuuts onder die son nie! Die behoefte aan 'n eie predikant is egter hierdeur beklemtoon, en op 24 November 1946 gee die gemeentevergadering opdrag om te beroep. In 'n byvoegsel tot die beroepsbrief is die volgende aanbiedinge gemaak:

- ☐ **Traktament: £400**
- ☐ **Motortoelae: £96, maar die pedikant moet sy eie motor hê**
- ☐ **Huisvesting: £84, mits die predikant sy eie motor voorsien**
- ☐ **Die gemeente sou probeer om voorsiening vir 'n telefoon te maak**

***Waaroor kla die predikante vandag?***

Op 13 Desember 1946 is prop. T.F. Dreyer beroep, maar hy het nie die beroep aangeneem nie.



*Prof. B.J. Engelbrecht in sy jongdae. Hy was tydelik in die Gemeente werksaam voordat hy verder in die buiteland gaan studeer het.*

Voordat hulle weer wou beroep, het die gemeente eers die moontlikheid van 'n kombinasie met verskillende gemeentes onder-

soek: Zuurfontein, Turffontein, Germiston en Florida; maar die meeste het nie hulle weg oopgesien nie, hoofsaaklik omdat hulle nog kombinasies met ander gemeentes gehad het, en Germiston waarskynlik omdat sy, soos 'n verstandige moeder, nie die dogter, nadat sy haar afgegee het, weer in haar huis wou laat kom bly het nie. Hulle het hulle bereid verklaar om eers te help as geeneen van die ander gemeentes wou kombineer nie, maar selfs toe alle pogings misluk het, het daar niks tussen Alberton en Germiston tot stand gekom nie. Daar is toe besluit om prop. B.J. Engelbrecht, die latere bekende professor, en ook hengelaar van formaat, te gebruik totdat hy oorsee sou gaan, teen 'n betaling van £35 per maand, asook gratis huisvesting.



*Ouderling Daan Rossouw en sy gesin. Oudl. Rossouw het die kerkgebou se hoeksteen geskenk.*

Intussen is daar met die kerkbouprogram voortgegaan. Daar is £6 000 vir die bou daarvan geleen. Op versoek van ds. Gert Roos, wat toe konsulent was, is ds. J.C. du Plessis gevra om die hoeksteen ('n geskenk van oudl. Daan Rossouw) te lê, omdat hy langer en van die begin af as konsulent met die nuwe gemeente gemoeid was. Die beroep van 'n predikant is weereens uitgestel want die inkomste was nog nie voldoende om "nog 'n groot som maandeliks aan 'n Herder en Leraar te betaal nie". Die gemeente, so sê die notule, sou hulle nou maar tevrede moes stel met die hulp van twee konsulente.

Toe daar later tog op 3 Februarie 1948 tot 'n beroep oorgegaan is, was dit suksesvol, en het die Gemeente opgewonde uitgesien na 'n nuwe tydperk in sy geskiedenis. Die naweek van 2-4 April is ds. J.D.H. Smit ontvang en



*Ds. J.D.H. Smit was die eerste voltydse predikant van die Gemeente. Hier is hy saam met sy gesin.*

bevestig. Die Sondag het hy sy intreepreek gelewer. Die einde van die halfvierdienste in die sinkkerkie was in sig, want op 29 Mei 1948 is die nuwe en eie kerkgebou ingewy en is die nagmaal, wat tot daardie naweek uitgestel is, feestelik en plegtig gevier.



*Ds. I.J. Joubert was 14 jaar predikant van die Gemeente.*

Ds. Smit bly tot Januarie 1953 in die Gemeente en word deur ds. I.J. Joubert opgevolg, wat uiteindelik veertien jaar predikant van die Gemeente was. Dit is by hom wat die gedagte van 'n eie kerksaal ontstaan het, en met hierdie ideaal voor oë, sou daar voortaan baie hard gewerk word om fondse in te samel. Daar is, byvoorbeeld, by elke moontlike geleentheid kerrie en rys verkoop om geld bymekaar te kry.

*"In die begin was die Woord daar, en die Woord was by God, en die Woord was self God. Hy was reeds in die begin by God. Alles het deur Hom tot stand gekom: ja, nie 'n enkele ding wat bestaan, het sonder Hom tot stand gekom nie."*

**JOH. 1:1-3**



*Ds. A.J. Conradie en sy gesin in die sestigerjare*

Ds. A.J. Conradie was die volgende predikant. Onder sy leiding is die kerksaal uiteindelik gebou en die saal word dan ook gedurende sy ampstermyn na hom vernoem.



*Die saal se hoeksteen word gelê. Ds. Conradie en oudle. Daan du Preez en Fanie Rosslee lyk baie in hul skik met die verloop van sake.*



*Ds. P.J. Fouché is oorlede terwyl hy in die Gemeente Alberton in die bediening was.*

Die Gemeente was hierna baie lank (ongeveer 18 maande) vakant voordat ds. P.J. Fouché 'n beroep hierheen aanvaar het. In sy tyd is die pragtige houtwerk agter die kansel en op die galery aangebring. Hy het, onder andere, die gewoonte gevestig dat daar elke Sondag blomme in die kerk moes wees. Hierdiegebruik wat steeds in stand gehou. Tydens 'n operasie om sy mangels te laat verwyder, kry hy egter 'n beroerteaanval en sterf kort daarna, na 'n tydperk van slegs vier jaar in die Gemeente.



*Ds. en mev. J.N. Wolmarans. Ds. Wolmarans was tot dusver die langste predikant van hierdie gemeente: 17 jaar!*
***('n Volledige profiel verskyn op pp. 16-17.)***

Ds. J.N. Wolmarans word die volgende predikant en bly dit tot en met die aanvaarding van sy emiritaat op 4 April 1993 - 'n tydperk van 17 jaar. Hy word as briljante prediker geken en maak die Gemeente landswyd bekend vanweë uitsaaidienste wat hy ter plaatse lei. Sy besondere empatie met andere is 'n wesenskenmerk. Hy inisieer ook die bou van 'n tweede pastorie.



*Ds. en mev. P.J. Booysen. Ds. Booysen het uiters waardevolle pastorale bystand verleen in 'n tyd toe die Gemeente te groot was om sinvol deur slegs een predikant bearbei te word.*

In 1978 het die Ring van Germiston besluit om 200 lidmate van Dinwiddie by Alberton in te skakel. Die lidmatetal was nou sodanig dat die stigting van 'n tweede standplaas noodsaaklik geword het. Voor 'n tweede predikant 'n beroep aanvaar het, het ds. P.J. Booysen vir 'n tyd lank waardevolle hulp in die Gemeente gelewer. Hy is op 15 Januarie 1988 oorlede. Ds. P. de Kock word in Januarie 1983 bevestig na die stigting van 'n tweede standplaas, en 'n tweede pastorie word in Verwoerdpark gebou.

Die Algemene Kerkvergadering het in 1988 opdrag gegee dat daar in gemeentes diensgroepe gestig moes word, sodat soveel lidmate moontlik by die Kerk se barmhartigheidswerk betrek kan word en daar op 'n georganiseerde wyse na die behoeftes van die Gemeente omgesien kan word. Di. Wolmarans en De Kock kom ooreen dat lg. saam met ds. J. Coetzee 'n Diensgroep vir Bejaardes, gesamentlik vir die drie gemeentes op Alberton, op die been bring. Later het Alberton-Wes en Brackenhurst op hul eie begin funksioneer. Uiteindelik is talle ander diensgroepe gestig en by die spesifieke behoeftes van die Gemeente aangepas. Al hierdie diensgroepe funksioneer tans op 'n besondere wyse.



*Ds. en mev. P. de Kock. Ds. De Kock het, saam met ds. Wolmarans en ds. J. Coetzee, met diensgroepe begin.*

Ds. De Kock neem in Augustus 1985 'n beroep na Kimberley aan en word deur ds. P.B. Viljoen opgevolg, wat tans, na 'n dekade, steeds predikant van die Gemeente is.

*"Dit gaan goed met elkeen wat die Here dien en Sy wil doen."*
**PSALM 128:1**

Ouderling Daan du Preez lê in 1989 die tuig as Kassier na 38 jaar neer en ouderling Christo Cloete word in sy plek gekies.



*Ds. en mev. P.B. Viljoen. Die diensgroepe lê ds. Viljoen baie na aan die hart en hy skenk met groot sukses besondere aandag daaraan.*
***(Lees meer oor die Viljoen-egpaar op pp. 12-13.)***

Later word daar gevoel dat die Gemeente 'n behoefte het aan 'n kantoor met 'n sekretariële beampte om die werklas van die predikant, die kassier en die skriba te verlig. Mev. Wilna Kurten word vanaf Januarie 1994 in di) pos aangestel.

Aangesien die Germiston-gemeente se lidmatetal begin afneem het, is 'n deel van die lidmate van Dinwiddie weer in 1994 by dié Gemeente ingeskakel. Na ds. Wolmarans se emiritaatsaanvaarding word ds. Viljoen dus die enigste predikant in die Gemeente - met meer as 600 belydende lidmate.

In 1995 word die Gemeente-evangelisasietoerustingsprogram deur die Nederduitsch Hervormde Kerk geloods, wat verder tot 'n Gemeenteboukursus uitgebrei word. Hierdie projek word tans met groot entoesiasme deur ds. Viljoen in hierdie gemeente uitgevoer, en hy sal dit ook (DV) binne die volgende aantal jare deurvoer. Tans - in 1996 -geniet kategese-onderrig en jeugvereniging-bedrywighede ook besondere aandag in hierdie gemeente. Verskeie diensgroepe is besonder aktief aan die werk: Bejaardes, Siekes, Materiële Nood, Enkelouers en Nuwe Intrekkers.

Die Gemeente Alberton is voorwaar ***'n gemeente wat deur die liefde van God wil dien en meelewe tot Sy eer.***

# KERKRAAD 1996



**EERSTE RY:** *oudle. D.C Grobler, C. Venter, C.P. Cloete (kassier), M.J.J. van Vuuren, M.I. Cronjé (skriba), ds. P.B. Viljoen, oudle. T.F. Dreyer, H. Kotze, P. Dreyer, A. van Wyk*

**TWEEDE RY:** *oudle. B. Smit, N. Wolmarans, H. Dreyer, diak. J. Kotze, oudle. C. van der Bank, C. Rudolph, diak. S. Heysteck, oudl. Y. Grobler, diak. K. Dreyer, S. Papenfus, oudle. P. Papenfus, J.J. van Vuuren, diak. O. Smit, J. Fouché, oudle. R.J. Beukes, H.J.L. Smit*

**DERDE RY:** *oudl. J. Pretorius, diak. J. Breedt, oudle. A. van Rooyen, W. Pieterse, J. de Kock, J. Rudolph, R. Rudolph, A. Visagie, F.P. Pretorius, diak. G. Smuts, oudl. V. Lemmer, diak. C. Steinmann*

**VIERDE RY:** *diak. P. Kurten, oudl. J. Fouché, diak. Breydenbach, H. van Staden, J. Brits, J. Dreyer, W. Taljaardt, C. Reichel, H. Coetzer, oudle. D. Renke, B. Bester, diak. A. van Bavel, C. Fouché*

**AFWESIG:** *oudle. J.J. Brits, P. van der Merwe, P. Bezuidenhout, A. Lindeque, C. Steyn, F.G. Wolmarans, J. Ackerman, D.B. du Preez, J. van Zyl, D. van der Bank, A.W. Heyneke, J. de Beer, diak. C. Wheeler, A. van Wyk, C. Goosen, P. van Tonder, C. Holtzhausen, A. Botha, P. Schoeman, C. Olver, A. Engelbrecht, E. Castelyn, J. Meyer, S. Hartman, C. Badenhorst, J. Kotze, J. van Rooyen*

# SUSTERS EN HELPERS



**EERSTE RY:** *Miem Grobler, Essie Esterhuizen, Susan Viljoen, Hantie Dreyer, Cattie van Wyk, Hannetjie Kotze*

**TWEEDE RY:** *Ria Cloete, Marie Bekker, Hermiena Beukes, Maggie Goosen, Marie Botha, Ellen Venter, Anna Strydom, Corrie Cronjé, Annie Steenkamp, Kotie Dreyer*

# DIAKONIE EN DIENSGROEPE



**EERSTE RY:** *Miem Grobler, Essie Esterhuizen, Yvonne Grobler, ds. Pieter Viljoen, Annie Steenkamp, Soes Papenfus, Kotie Dreyer*

***TWEEDE RY:*** *Betsie Reichel, Magriet Gouws, Ria Cloete, Hettie Schneider, Anna Strydom, Rina Britz, Sanette Lemer, Elmarie Bezuidenhout, Cynthea Rudolph, Marie Botha, Cattie van Wyk*

**DERDE RY:** *Jannie Breedt, Jannie Dreyer, Hannetjie Kotze, Maggie Goosen, Callie Steinmann (Die Voorsitter van die Diensgroep vir Siekes, Dirk van der Bank, was ongelukkig afwesig toe die foto geneem is.)*

# KATEGETE



EERSTE RY: *Doris Bester, Lizzie Rudolph, Cynthia Rudolph, Renier Beukes,* ds. Pieter Viljoen, *Hester Pretorius, Emmie Botha, Amanda Beukes*
TWEEDE RY: *Amanda Rudolph, Lulu Smuts, Amanda Smuts, Reinette Beukes, Ansie Killian, Johanna Fouché, Ina Schreiber*
DERDE RY: *Tonie Heyneke, Ben Bester, Johan Ackerman, Johan Rudolph, Pieter Fouché, Jan Fouché, Steve Botha*

# JEUGGROEPE



EERSTE RY: *Marischa Fourie, Johann Bezuidenhout, Heilana Bezuidenhout, Willem Botha, Anzelle Fourie, Donevin Rudolph, Estelle Botha, Danny de Lange*
TWEEDE RY: *Amanda Rudolph, Elmarie Bezuidenhout, Johanna Fouché , Sonja Fourie & Sonique, Emmie Botha, Doris Bester, Ben Bester*
DERDE RY: *Carlynne Brits, Evaucha Vorster, Jessica de lange, Mandie Pelser, Susan Smuts, Daleen Goosen, Anja Goosen, Pieter Pelser, Mariska de Lange,*
VIERDE RY: *Elmarie Botha, Yolandi Botha, Rudi Reichel, Pieter Fouché, Brendon Bester, Dawie Goosen, Dawie Groenewald, Jan Fouché, Amanda Smuts*

# 'N HALFEEU SAAM MET DIE GEMEENTE



**VOOR:** *Lettie Botha, Cattie van Wyk, Mara Botha, Craig Lindeque*
**AGTER:** *Daan en Georgie du Preez, Rina Brits, Essie Esterhuizen, Miem Grobler, Lily Lindeque, mnr. en mev. Bommer Erasmus, tannie Anna Oberholzer, Chris Potgieter, Hettie Schneider, Ton van Biljon*
**INLAS:** *mev. Tina van Biljon*
**AFWESIG:** *Koos van Zyl*

# Die verlede praat...

# POTPOURRI



'n Dorkasgroep uit die dertigerjare



Die kerk in aanbou



Die pas voltooide kerkgebou
Die terrein is nog woes en onafgerond.



'n Sondagskoolpiekniek in 1950



Die katkisante van 1958
Ds. Joubert sit voor in die middel.



Die Sustersvereniging in die Gemeente se stigtingsjaar



*Katkisante: 1946, afgeneem voor die ou sinkkerkie*



*Kerkraad: 1952*

**Nederduits Hervormde Gemeente, Alberton.**

Inwyding van die Nuwe Kerkgebou, op Saterdag, 29ste Mei, 1948, om 3 uur nm.




Op die hoek van Meyer en Annaweg, Florentia, Alberton.

*Die program by die inwyding van die kerkgebou: 29 Mei 1948*



**Bewaar jou pand.** 1 TIM 6 20.

As iemand agter My aan wil kom moet hy homself verloën en sy kruis elke dag opneem en my volg
Luk 9 23

NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK AFRIKA

Kom na My toe, almal wat vermoeid en belas is, en Ek sal julle rus gee
Matt 11 28

GEMEENTE Alberton

**Ter Gedagtenis**

aan die aflegging van u geloofsbelydenis en u bevestiging as Lidmaat van die

Ned. Hervormde Kerk van Afrika.

Uitgereik aan

Maria Stefina Badenhorst

gebore 24 Februarie 1925

Aangeneem 18 oktober Bevestig 19 oktober 1946

te Alberton

Jes 66-13
SOOS IEMAND WAT DEUR SY MOEDER GETROOS WORD SO SAL EK JULLE TROOS

Jesus Christus is gister en vandag dieselfde en tot in ewigheid
Hebr 13 8

*'n Sertifikaat, uitgereik aan Mara Botha, née Badenhorst, by die aflegging van haar Geloofsbelydenis in 1946. Sy is tans nog lidmaat van die Gemeente. Op die foto links bo staan sy in die tweede ry links.*




*Die pastorie in Francisweg se hoeksteen is in 1951 gelê.*



*Die kerkgebou se hoeksteen word gelê.*

# Ons is die Gemeente wat saam...

# S P E E L



*Ons wys dat ons 'n "vooruitstrewende" kerkraad is.*



*Gedugte teenstanders*
*Met hierdie ouderlinge word nie maklik skoor gesoek nie.*



*Ontspanne by die dam*
*Hier word nie kerksake gesels nie!*



*Die wedstryd raak nou uiters spannend.*



*Trek...! Maar party ouderlinge steek lyf weg.*

# SPYSENIER



Die Susters werk baie hard...



*...en die eindproduk is 'n lus vir die oog en die smaakkliere.*

# SENIOR BURGERS ONT-HAAL



*'n Aangename samesyn*



*Die spesiale moeite word opreg waardeer.*

# VLEISBRAAI



Die vleisie "gesels" op die kole.



Oud en jonk leer mekaar beter ken.

# MANNEDAG



Moenie alles vat nie! Ek wil ook hê.



Sulke spek en lewertjies ruik darem maar lekker!

# DAMES-OGGEND



*Die tafels vertoon netjies en keurig.*



*Ilse Herholdt vermaak die dames met musiek uit die boonste rakke.*

# BYBEL-STUDIE



*Dié entoesiastiese Bybelstudiegroep kom elke Woensdag-oggend bymekaar, want deur kennis word die geloof versterk.*

# B A S A A R


*Daar was van alles...en nog wat!*


*Net Nick weet wat in daardie pot in is.
Wat uitkom, is egter baie lekker!*



*Kans vir pret en om die swaartekrag te toets,
was daar ook.*


*Kom, moenie skaam wees om te skep nie!*


*Heerlike vetkoek met vleis...soos net hierdie
gemeentesusters dit kan maak.*


*Sal daardie pannekoek ooit weer teruggaan na waar hy
vandaan kom? Oom Hennie Grobler is vol vertroue.*

# OFFERGAWES GEE



*Afdra-aand in die kerkkantoor*

# SAAMSING

# BEPLAN



*In die kerkraadsvergadering word oor 'n belangrike aangeleentheid gestem.*




*Mnr. Hennie Grobler lei voor elke oggenddiens die samesang.*

# KATKISEER


Almal is ywerig om te leer.


Die katkisante

# EREDIENS



So sê die Here.


Mev. Rina Fouché doen die orrelbegeleiding.



*Samesang deur die Gemeente*



*Die Sakrament van die Heilige Nagmaal word bedien.*



*Die Gemeente luister aandagtig na die verkondiging van die Woord.*



*Kinders van gelowige ouers word gedoop.*



*Direk na die erediens neem die kategeseklasse 'n aanvang. Dit is as't ware 'n voortsetting van die erediens. Die hoof van Kategese, oudl. Renier Beukes, beplan hier saam met 'n paar van die kategete.*



*Die Gemeente leer mekaar na die erediens beter ken met 'n koppie tee in die hand.*

# MENSE EN BEDRYWIGHEDE



*Die twee oudste kerkraadslede in gesprek: ouderlinge Daan du Preez en Frikkie Wolmarans*



*Die Koster, mev. Miem Grobler, sorg dat die kerkkompleks te alle tye skoon en netjies is. Dis 'n werk wat groot opoffering verg.*



*Oudl. C. van der Bank is die eerste vroulike ouderling in die Gemeente.*



*Oudl. Y. Grobler was as diaken die eerste vroulike kerkraadslid in die Gemeente toe toestemming verleen is dat vrouens in die Kerkraad mag dien.*



*Mev. Ria Ferreira is die enigste lewende erelid van die NHSV. Hier staan sy met die eretoekenning.*



*Oudl. P. Dreyer, die Kolporteur, sorg dat die Gemeente al die boeke kry wat nodig is. Hier is hy by sy boekekas saam met oudl. M.I. Cronjé.*




*Die stoomtreinrit na Magaliesburg vind gereeld plaas en sorg vir baie pret.*



*Ds. en mev. Wolmarans lag baie lekker vir 'n opmerking tydens die aanvaarding van sy emiritaat.*



*Ouderling Christo Cloete sorg dat die Gemeente se boeke klop.*



***Onder en bo:***
*Uitstallings wat deur die verskillende diensgroepe gereël is, was van die hoogtepunte in die gemeentelike aktiwiteite*



*Die bekende TV-persoonlikheid van die program* ***Koinonia****, ds. Yolanda Dreyer, het die NHSV kom toespreek. Hier is sy saam met mevv. Magdaleen Smit, Hantie Dreyer en Susan Viljoen.*





*Een van die NHSV se grootste staatmakers, mev. Essie Esterhuizen, word as kombuiskoningin gekroon.*



*Die Susters se kersafsluitingsete was 'n deftige geleentheid*



*Heerlike sop-en-brood op 'n koue wintersdag!*



***Damesoggend***
***Bo:*** *'n Spaanse dansgroep vermaak die gaste*
***Onder:*** *Een van die talle uitstallings*





*Mev. Wilna Kurten, Sekretariële Beampte, sorg dat die Gemeente se organisasie en administrasie volkome glad verloop.*



*Die Feeskomitee hard aan die werk*

# *Ons sê dankie*

**Die Redaksie bedank graag die volgende borge, sonder wie se bydraes die druk van hierdie feesblad nie moontlik sou wees nie:**

Mnr. en mev. M.I. Cronjé
Mnr. en mev. D.B. du Preez
Hennico Diensstasie
Bekker Drukkers
Harry en Asjas
Mev. Ferreira
Mnr. en mev. H.M. Grobler
Mnr. en mev. J.E. Viljoen
Daan en Yvonne
Mnr. en mev. J.J. Gouws
Mev. H.J. Esterhuizen
Vanham Tyres
Mnr. en mev. B. Smit
Mnr. P.B.J. van Rensburg
Anoniem
Mnr. en mev. N.J. Swart
L.C. Steyn
C.W. Steyn
M.J. Steyn
Mnr. en mev. A.C. Visagie
Mnr. en mev. J.J. Brits
Mnr. en mev. D.A.J. van der Bank
K. Fourie
A. Engelbrecht
Willa Pieterse
Mnr. en mev. P.J. Dreyer
Rina Meyer
G. Brill
D. Renke
J. Myburgh
H. Mostert
J. van Rooyen
W. Wilkenson
P. Steyn
G. Engelbrecht
C.D.W. Steinmann
C.M. Steinmann
Mnr. en mev. Prinsloo
Mnr. en mev. Woest
Mnr. en mev. Botha
Mnr. en mev. Oelofse
Mnr. en mev. Roets
Tom en Hantie Dreyer
Jannie Dreyer
C. van Wyk
Springbok Apteek
A. van Wyk
Auto Pedigree

**ONDERSTEUN OOK ASSEBLIEF ONS ADVERTEERDERS.**



LETRALITH PRINTERS (011) 907-1810